WIKIPEDIA

# Megalodon

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie



Hierdie artikel is 'n **weesbladsy**. Dit is nie geskakel (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Spesiaal:Whatlinkshere&target=Megalodon&namespace=0) of in ander bladsye ingesluit nie. Help Wikipedia deur na moontlike teks te soek (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Special%3ASearch&redirs=1&search=Megalodon&fulltext=Search&ns0=1&title=Special%3ASearch&advanced=1&fulltext=Megalodon) en 'n skakel hierheen te plaas.

**Megalodon** (wat "groot tand" beteken) is 'n uitgestorwe spesie haaie wat sowat 15,9 miljoen tot 2,6 miljoen jaar gelede tydens die Middel-Mioseen tot Laat Plioseen voorgekom het. Daar word reeds byna 'n eeu lank gedebatteer oor die wetenskaplike klassifikasie van *C. megalodon* – of dit *Carcharodon megalodon* (familie Lamnidae) of *Carcharocles megalodon* (familie Otodontidae) is.[1] Daarom word die naam van die spesie gewoonlik afgekort tot *C. megalodon*.

*C. megalodon* word beskou as een van die grootste en kragtigste roofdiere van alle gewerweldes.[2] Dit het waarskynlik 'n groot impak op die struktuur van die seelewe gehad.[3] Fossiele dui daarop dat dié reusehaai 'n maksimum lengte van 18 m kon gehaal het en dat dit in alle habitats voorgekom het.[1] Wetenskaplikes glo dit het soos 'n stewiger weergawe van die grootwithaai, *Carcharodon carcharias*, gelyk.[4]

**Megalodon**

**Tydperk: Middel-Mioseen-Laat Plioseen, 15.9–2.6 m. jaar gelede**

**PreЄ Є O S D C P T J K PgN**



'n Voorstelling van die megalodon.

**Wetenskaplike klassifikasie**

| | |
|---|---|
| Koninkryk: | Animalia |
| Filum: | Chordata |
| Subfilum: | Vertebrata |
| Klas: | Chondrichthyes |
| Subklas: | Elasmobranchii |
| Orde: | Lamniformes |
| Familie: | Lamnidae of †Otodontidae |
| Genus: | *Carcharodon* of †*Carcharocles* |

## Inhoud



## Ontdekking

Volgens Renaissance-bronne is reusagtige, driehoekige tande dikwels in rotsformasies gekry en daar is voorheen geglo dit is die versteende tonge van drake en slange. Dié vertolking is in 1667 deur die Deense naturalis Nicolaus Steno verkeerd bewys toe hy dit as haaitande


Die uitbeelding van ’n haai se kop deur Nicolaus Steno in sy werk *The Head of a Shark Dissected*.

herken het en sy bekende voorstelling van ’n haaikop met sulke tande gepubliseer het.[5] Hy het sy bevindings bekend gemaak in die boek *The Head of a Shark Dissected*, wat ook ’n illustrasie bevat het van ’n *C. megalodon*-tand.[6]

Die Switserse naturalis Louis Agassiz het in 1835 aan die haai sy aanvanklike wetenskaplike naam, *Carcharodon megalodon*, gegee,[7] Megalodon-tande lyk nes dié van die grootwithaai en op grond daarvan het Agassiz die megalodon in die genus *Carcharodon* geplaas.[7] Terwyl die wetenskaplike naam *C. megalodon* is, word dit dikwels informeel gedoop die "megatandhaai",[4] "reusewithaai"[8] of "monsterhaai".[9]

# Anatomie

Onder lewende spesies word die grootwithaai beskou as die naaste verwant aan die megalodon.[1] Weens die gebrek aan goed bewaarde fossiele van die megalodon, steun wetenskaplikes op die grootwithaai as basis van die rekonstruksie en raming van die grootte van die megalodon.[4] Wetenskaplikes glo die megalodon was groter as die grootwithaai.[10] In 1909 is voorspel die megalodon kon tot 30 m lank gewees het.[11] Beter kennis van tande en spiere[11] het gelei tot ’n raming van sowat 70 persent van dié grootte en stem ooreen met moderne bevindinge.[11]

In die 1990's het mariene bioloë soos Patrick J. Schembri en Staphon Papson gemeen *C. megalodon* het ’n maksimum lengte van 24 tot 25 m gehad,[12][13] maar Gottfried en kollegas het gedink dit is nader aan 20,3 m.[2][4][14] Tans word geglo *C. megalodon* was sowat 16 m of langer.[1][2][14][15]

# Habitat en prooi


’n Megalodon jag twee walvisse.

Haaie, veral groot spesies, is baie beweeglik en kom verspreid voor.[1] Fossielrekords dui daarop dat die megalodon wydverspreid voorgekom het[15] in subtropiese tot gematigde temperature.[4] In die tyd van dié haai was die see relatief warmer[16] en dus kon die haai in al die oseane voorgekom het. Die megalodon was ook baie aanpasbaar en kon in ’n verskeidenheid waters voorgekom het: vlak water, moerasagtige lagunes en diep oseane.[10][17] Hulle kon ook tussen kusstreke en diep oseane gewissel het, veral tydens verskillende siklusse van hul lewe.

Haaie is gewoonlik opportunistiese jagters, maar wetenskaplikes glo *C. megalodon* was waarskynlik die grootste karnivoor wat nog bestaan het.[2] Sy grootte, sterk kake en swemvermoëns het dit ’n superprooidier gemaak wat ’n groot verskeidenheid diere kon vang. Volgens fossielbewyse het *C. megalodon* jag gemaak op Walvisagtiges soos dolfyne,[4][18] klein walvisse,[6] groot walvisse[17] en reusewaterskilpaaie.[17] Baie walvisbene is al ontdek met tandmerke wat met dié van die megalodon ooreenstem[4][6] of naby dié van die megalodon.[4][8][19]

# Verwysings


1. Pimiento, Catalina (10 Mei 2010). “Ancient Nursery Area for the Extinct Giant Shark Megalodon from the Miocene of Panama (http://www.plosone.org/article/info%3Adoi%2F10.1371%2Fjournal.pone.0010552)”. *PLoS ONE* **5** (5): e10552. doi:10.1371/journal.pone.0010552 (https://dx.doi.org/10.1371/journal.pone.0010552). Besoek op 12 Mei 2010.
2. Wroe, S. (2008). “Three-dimensional computer analysis of white shark jaw mechanics: how hard can a great white bite? (http://www.bio-nica.info/Biblioteca/Wroe2008GreatWhiteSharkBiteFo

rce.pdf)". *Journal of Zoology* **276** (4): 336–342. doi:10.1111/j.1469-7998.2008.00494.x (https://dx.doi.org/10.1111/j.1469-7998.2008.00494.x).

3. Lambert, Olivier; Giovanni Bianucci, Klaas Post, Christian de Muizon, Rodolfo Salas-Gismondi, Mario Urbina and Jelle Reumer (1 Julie 2010). "The giant bite of a new raptorial sperm whale from the Miocene epoch of Peru (http://www.nature.com/nature/journal/v466/n7302/full/nature09067.html)". *Nature* **466** (7302): 105–108.
4. Klimley, Peter; Ainley, David (1996). *Great White Sharks: The Biology of Carcharodon carcharias* (http://books.google.com/books?id=2My8M5tL-KIC&printsec=frontcover). Academic Press. ISBN 0-12-415031-4.
5. Haven, Kendall (1997). *100 Greatest Science Discoveries of All Time*. Libraries Unlimited. pp. 25–26. ISBN 1-59158-265-2.
6. Bruner, J. C. (Sep.–Okt. 1997). "The Megatooth shark, *Carcharodon megalodon*: Rough toothed, huge toothed (http://www.sharksteeth.com/megatoothshark.htm)". *Mundo Marino Revista Internacional de Vida* **5**: 6–11. Besoek op 14 November 2011.
7. Nyberg K.G, Ciampaglio C.N, Wray G.A (2006). "Tracing the ancestry of the Great White Shark (http://www.bioone.org/doi/abs/10.1671/0272-4634(2006)26%5B806:TTAOTG%5D2.0.CO%3B2)". *Journal of Vertebrate Paleontology* **26** (4): 806–814. doi:[806:TTAOTG (https://dx.doi.org/10.1671/0272-4634(2006)26)2.0.CO;2 10.1671/0272-4634(2006)26[806:TTAOTG]2.0.CO;2]. Besoek op 25 Desember 2007.
8. (2008) "Giant-toothed white sharks and cetacean trophic interaction from the Pliocene Caribbean Paraguaná Formation (http://www.springerlink.com/content/637327q841643568/)". *Paläontologische Zeitschrift* **82** (2): 204–208. doi:10.1007/BF02988410 (https://dx.doi.org/10.1007/BF02988410).
9. "Monster Shark" (http://natgeotv.com.au/tv/prehistoric-predators-monster-shark/). Narrated by: Robert Leigh. *Prehistoric Predators* (National Geographic). 2009-04-27. http://natgeotv.com.au/tv/prehistoric-predators-monster-shark/.
10. Renz, Mark (2002). *Megalodon: Hunting the Hunter* (http://books.google.com/books?id=cMRe5GmDXmUC&printsec=frontcover). PaleoPress. ISBN 0-9719477-0-8.
11. Helfman, Gene; Collette, Bruce; Facey, Douglas (1997). *The diversity of fishes*. Wiley Blackwell. ISBN 978-0-86542-256-8.
12. Schembri, Patrick (1994). "MALTA'S NATURAL HERITAGE (http://home.um.edu.mt/biology/PJS%20researches/Malta's_natural_heritage_(1994).pdf)". *Natural Heritage. in*: 105–124. Besoek op Maart 2010.
13. Papson, Stephen (1992). "Copyright: Cross the Fin Line of Terror". *Journal of American Culture* **15** (4): 67–81. doi:10.1111/j.1542-734X.1992.1504_67.x (https://dx.doi.org/10.1111/j.1542-734X.1992.1504_67.x).
14. Compagno, Leonard J. V. (2002). *SHARKS OF THE WORLD: An Annotated and Illustrated Catalogue of Shark Species Known to Date*. Rome: Food & Agriculture Organization of the United Nations. p. 97. ISBN 92-5-104543-7.
15. Pimiento, Catalina (2013). "Sharks and Rays (Chondrichthyes, Elasmobranchii) from the Late Miocene Gatun Formation of Panama (http://stri.si.edu/sites/publications/PDFs/STRI-W_Pimiento_et_al_2013_Sharks_and_Rays_from_Gatun.pdf)" (PDF). *Journal of Paleontology* **87** (5): 755–774.
16. Gillette, Lynett. "Winds of Change" (http://www.sdnhm.org/research/readings/fn_0307.html) (in Engels). San Diego Natural History Museum. Geargiveer (https://web.archive.org/web/20170830104739/http://www.sdnhm.org/research/readings/fn_0307.html) vanaf die oorspronklike op 30 Augustus 2017. Besoek op 4 April 2012.
17. Aguilera O., Augilera E. R. D. (2004). "Giant-toothed White Sharks and Wide-toothed Mako (Lamnidae) from the Venezuela Neogene: Their Role in the Caribbean, Shallow-water Fish Assemblage". *Caribbean Journal of Science* **40** (3): 362–368.
18. Diedrich, C. G. (November 2013). "Evolution of white and megatooth sharks, and evidence for early predation on seals, sirenians, and whales (http://www.scirp.org/journal/PaperInformation.aspx?PaperID=39487)". *Natural Science* **5** (11): 1203–1218. doi:10.4236/ns.2013.511148 (https://dx.doi.org/10.4236/ns.2013.511148). Besoek op 22 November 2013.
19. Andres, Lutz (2002). "C. megalodon — Megatooth Shark, Carcharodon versus

Carcharocles" (http://www.fossilguy.com/topics/megshark/megshark.htm) (in Engels). Geargiveer (https://web.archive.org/web/20190815104801/https://www.fossilguy.com/topics/megshark/megshark.htm) vanaf die oorspronklike op 15 Augustus 2019. Besoek op 16 Januarie 2008.

## Eksterne skakels

- "The rise of super predatory sharks" (https://web.archive.org/web/20110303141026/http://www.biodiversity2010.org.au/2010/10/the-rise-of-super-predatory-sharks-2/)
- "Extinct Megalodon, the largest shark ever, may have grown too big" (http://www.nbcnews.com/science/extinct-megalodon-largest-shark-ever-may-have-been-too-big-8C11535561)

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Megalodon.

- Wikispecies het meer inligting verwant aan: Megalodon
- Hierdie artikel is vertaal uit die Engelse Wikipedia

| | |
|---|---|
| **Taksondatabasisse** | Wd: Q163873 ·<br>Fossilworks: 202672 (http://fossilworks.org/bridge.pl?a=taxonInfo&taxon_no=202672) |

Ontsluit van "https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Megalodon&oldid=2232656"